# Dit is die dag deur God geskenk

336

Dit is die dag deur God ge - skenk,
wat el - ke Chris - ten tans her - denk;
laat heel die skep - ping hul - de bring
en feest' - lik Je - sus Naam be - sing!

1 2 3 4 5

X Lied :

2

**Vol vreugde dink ons aan die dag**

**deur voorgeslagte lank verwag,**

**toe God uit liefde sonder peil**

**sy Seun geskenk het, óns tot heil.**

3

U maak die sondaar tot Gods kind;

U word ons broer en troue vriend,

verberg u hoë majesteit,

word mens, word óns tot saligheid.

4

**As ek dié wonder wil deurgrond,**

**verstar my denke, swyg my mond;**

**ek sien alleen die wonder aan**

**en bly aanbiddend daarvoor staan.**

5

Roem almal sy geboortedag -

Sy lig verdryf die sondenag.

Juig, mensdom, loof u Koning saam,

groot is sy Naam bo elke naam!